# PSALM 13

13



Hoe lank gaan U, o He - re, my ver-geet?



Ek vra of U van my nog weet.



Hoe lank gaan U van my af weg bly kyk?



Moet al my da - e kom-mer-vol ver-stryk?



Moet ek my plan - ne self be - rei?



Hoe lank sal ek nog van die vy - and ly?

2.

Hoor na my smeking, Here, antwoord my
en kom my van die dood bevry.
Wek my weer op
en sien my, God, weer raak.
Wil my opnuut weer
lewenskragtig maak.
Want anders sal die vyand juig
en van my sê: Hy het voor my gebuig.

3.
U, wat die God van liefde is en trou,
ek weet U sal my bly onthou.
Ek wil van my geloof in U getuig.
Ek sal oor u verlossingsdade juig,
omdat U uitkoms gee, o Heer,
en om u goedheid, God, wil ek U eer.